SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARL NUUS SONDAG 17 MAART 2002

Dit is amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 SAST in Afikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

In die nuus vandag:

VRYWILLIGERS BENODIG VIR BULLETINVERTALINGS

SARLWEBWERF HET 'N NUWE TUISTE

VOLGENDE RAE

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradioaangeleenthede.

Die SARL nuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio aan sarlnews@hotmail.com te stuur. Indien moontlik stuur dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede:

VRYWILLIGERS BENODIG VIR BULLETINVERTALINGS

Die weeklikse SARL-bulletins word deur vrywilligers saamgestel. Hulle doen dit deur 'n verskeidenheid van items uit verskillende bronne te komibineer in 'n bulletin wat in Afrikaans en Engels beskikbaar gestel word. Daar is tans net twee vrywilligers en dit maak die saamstel, vertaal en lees van die bulletins 'n swaar werklas. SARL-nuus benodig vrywilligers om die vertaalwerk te doen. Indien u kan vertaal van Afrikaans na Engels of van Engels na Afrikaans of albei en indien u 'n e-posadres het en op Vrydae vir vertaling beskibaar kan wees, dan wil ons graag van u hoor. Indien u ons hiermee kan help of bereid is om te probeer, skakel met Fritz ZS6ASF op 012 997 1114 of op 083 304 0028 of by zs6asf@icon.co.za. Onthou: Die spertyd vir items wat in die Sondagbulletin van die SARL moet verskyn, is 18:00 op die Donderdag.

SARLWEBWERF HET 'N NUWE TUISTE

Die SARL webwerf het 'n nuwe tuiste. Die borgskapooreenkoms met Intekom het tot 'n einde gekom en as gevolg van veranderings by Intekom/Telkom is daar besluit om die werf na 'n nuwe diensverskaffer oor te plaas. Ons dank gaan aan Intekom vir die borgskap en vir die tyd wat hulle gasheer vir die SARLwebwerf was. Saam met die verandering is daar ook 'n verandering van webmeester.

Peter Hers ZS6PHD het die SARL webwerf in 1997 begin. Sedertdien het dit verskillende veranderings ondergaan, en het 'n belangrike gebruiksartikel vir amateurs in Suid-Afrika en oorsee geword.
Lede van die SARL het toegang tot adisionele dienste asook die formele notules en ander dokumente van die SARL. Baie oorseese amateurs maak gebruik van die gekoppelde roepseinboek, wat weekliks vanaf die SARL databasis op datum gebring word. Peter het die uitdaging wat die bedryf van die webwerf vir hom gebied het baie geniet en wil nou graag sy tyd aan ander aktiwiteite wy. Dit is 'n goeie tyd om die bedryf van die werf nou aan 'n nuwe persoon oor te gee wat met nuwe idees die werf in almal se belang na nuwe hoogtes kan neem. Peter sal voortgaan om saam met Richard Seddon te werk aan wie hy die webwerf oorhandig.

Ons dank aan Peter vir die hoë standaard van profesionalisme wat hy met die opstel en onderhoud van die webwerf gehandhaaf het. Dit het meegebring dat SARL-lede 'n besonderse webwerf kon geniet. 'n Groot dank aan hom vir al die bystand en onderskraging wat hy aan die SARL gegee het.

Die nuwe webmeester van die SARL webwerf sal Richard Seddon ZS2CLI van die Border Amateur Radio Club in die Oos-Kaap wees. Richard is werksaam by 'n internetmaatskapy en sien uit na die uitdaging wat hom gebied is om die SARL-webwerf te onderhou. Kontak kan met Richard gemaak word by zs2cli@qwest.co.za vir enige navrae en voorstelle aangaande die SARL-webwerf.

Die verandering in diensverskaffer raak nie die manier waarop mense toegang het tot die SARL-webwerf nie, wat nog te vinde is by www.sarl.org.za. 'n Nuwe stel e-posadresse is egter opgestel om die beste gebruik van die SARL.ORG.ZA gebied te kan maak. Hierdie adresse bied direkte toegang tot die verskeie portefeuljes en sal nie verander nie ongeag wie die pos beklee.

Neem asseblief kennis van die nuwe e-posadresse: admin@sarl.org.za vervang sarl@intekom.co.za president@sarl.org.za = SARL-president armi@sarl.org.za = ARMI samestellers en lesers. Radiozs@sarl.org.za = RadioZSredakteur News@sarl.org.za = bulletins Secretary@sarl.org.za = SARL-sekretaris Qsl@sarl.org.za =QSL-buro

SARL LANGDIENSTOEKENNINGS

Die SARL beoog om later vanjaar aan lede met 'n ononderbroke lidmaatskapsrekord van 5 of meer jare, 'n spesiale toekenning te maak. In Radio ZS van Januarie/Februarie 2002 het die SARL 'n lys van 326 roepseine geplaas van lede van die SARL van wie die SARL nie
oor aansluitingsdatums beskik nie. Tot op datum het slegs 119 lede op hierdie versoek om hulle data by te werk, gereageer. Lede wat nog nie gereageer het nie, word vriendelik versoek om hulle roepsein, naam en aansluitingsdatum per e-pos aan QRM@intekom.co.za of per telefoon aan 021-4603640 deur te gee.

VOLGENDE RAE

Die volgende RAE vind plaas op Donderdag 23 Mei om 19:00 SAT. Die sluitingsdatum vir inskrywings is 16 April 2002. Geen laat inskrywings sal aanvaar word nie. Inskrywings wat na 16 April ontvang word sal outomaties oorstaan tot die volgende RAE. Die inskrywingsfooi vir die eksamen beloop R250-00 waarby ingesluit is die OKOSA-sertifikaat en die lisensiefooi vir die huidige jaar. Inskrywingsvorms is beskikbaar op die SARL-webwerf by www.sarl.org.za of vanaf die Nasionale Amateurradiosentrum by tel 011-6752393.

Klubs wat klasse aanbied of klubs wat bewus is van RAE-kandidate wat die eksamen in hulle omgewing gaan aflê, moet as eksamensentrum by die SARL registreer. Die volgende inligting moet aan die eksamenbeampte verskaf word: Volledige fisiese adres van die eksamensentrum, naam, van en roepsein van beide die toesighouer en assistent toesighouer. (Dit is 'n vereiste van OKOSA dat slegs SARL-lede as toesighouers mag optree). Adres waar vraestelle per kourier afgelewer kan word. E-posadres en kontaknommer van toesighouer.

Hierdie inligting kan per e-pos gestuur word aan die eksamenbeampte by rassie@ctech.ac.za.

SARL BHF/UHF WEDSTRYD

Die eerste been van die SARL BHF/UHF-wedstryd is aan die gang. Dit het gister om 12:00 SAT begin en eindig vandag om 12:00 SAT.

Dit blyk dat die neiging tydens die afgelope aantal wedstryde was om slegs FM te gebruik. Hoe lyk dit met ESB, horisontaal gepolariseer? Bied dit nie die moontlikheid om baie verder kontakte met hoër puntetellengs te kan maak nie?

Die adres vir logstate is: John Fielding ZS5JF, Posbus 256, Inchanga, 3670. E-posnavrae aan johnf@futurenet.co.za

KLUBNUUS

NUWE KOMITEE VIR MAGALIES RADIOAMATEURKLUB

Tydens 'n algemene vergadering gehou op 9 Maart is die volgende lede verkies tot 'n nuwe bestuurskomitee vir die Magalies radioamateurklub:

Voorsitter Pieter Scholtz, ZS6LC; Visevoorsitter George Honiball, ZS6NE; Sekretaris Magda van Wyk, ZS6MVW; Tesourier Jan Grey, ZR6BKL; Pakket en Tegnies Piet van Wyk, ZS6PVW; Openbare skakeling Weon vd Vyver, ZS6LKF; Jeugko-ordineerder Lizette va Wyk, ZR6LZT; Sosiale Aangeleenthede Jenny Nel, ZR6JWN.

Dankie aan die uittredende komitee vir hulle werk en sterkte aan die nuwe komitee vir wat vir hom voorlê.

SASOLBURG RADIOKLUB VIER MARCONIDAG

Die Sasolburg Radioklub sal 'n geleentheidstasie bedryf ter viering van Marconidag op 27 April vanaf 08:00 tot 20:00 SAT. Die stasie sal opgerig word by die lapa net Suid van die Excell Motorhawe, op die hoek van D.F. Malan- en

J.G. Strydomrylane.
Die stasie sal QRV wees op 2m, 6m, HF (30m, 40m & 80m), Pakketradio en HF Digitaal. Die hoofdoel van die projek is om amateurradio aan die breë publiek bekend te stel. Dit sal waardeer word as so veel as moontlik amateurs die verrigtinge besoek.

ZS6PTA VLOOIMARK

Die Pretoria Amateurradioklub hou hul herfsvlooimark op Saterdag 6 April 2002. Die vlooimark sal oudergewoonte op die Suidkampus van die Universiteit van Pretoria gehou word en let op dat die aanvangstyd 12:00 is. Almal is welkom om die grootste vlooimark in Suiddelike Afrika by te woon. Skakel Almero ZS6RY by (012) 567 3722 of op 082 414 5164 indien u 'n tafel wil bespreek of aanwysings benodig om by die vlooimark uit te kom.

SARLNUUS bedank alle nuusbydraers, individue, klubs en ander organisasies vir bydraes tot hierdie bulletin en al die stasies wat so getrou die herleidings behartig. Hierdie bulletin is saamgestel deur Gustav ZS6BWN en gelees deur …………………… vanuit …………………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste

Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 21560, 9750 en 7082 kHz en 145,750 MHz in die Pretoriagebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 20:00 SAT op 3215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Die net van die President van die SARL is Sondae om 12:00 op 7082 kHz op die lug.

U het geluister na ZS6SRL, dankie u dat u by ons aangesluit het Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u aangename week toe. Totsiens almal. /EX